SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 07 Maart 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Ten einde beter dekking te probeer verkry sal die bulletin ook op 10,130 MHz so gereëld as moontlik herlei word. Ontvangsrapporte oor die uitsending op hierdie frekwensie sal waardeer word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

NUWE WEERGAWE VAN WJST VRYGESTEL

SPESIALE STASIE TYDENS WETENSKAP EXPO BY TSHWANE UNIVERSITEIT VAN TEGNOLOGIE

ONTDEK AMATEURRADIO

SARL-KOMPETISIES

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

NUWE WEERGAWE VAN WJST VRYGESTEL

Joe Taylor, K1JT, het die nuutste weergawe van sy WJST sagtewaresuite, op Donderdag 4 Maart vrygestel. Weergawe 4.5.0 besit 'n kragtiger dekodeerder vir JST en ook nuwe modusse FSK441B en FSK441C wat voorentoefoutkorreksiekenmerke (FEC - Forward Error Correction) insluit. Die JT65-modus gebruik 'n totale nuwe dekoderingsalgoritme wat "soft decisions" gebruik om die versende boodskap te herwin. Die boodskapformaat en Reed-Solomon-enkodering is onveranded, derhalwe is die JT65A, B- en C-modusse geheel en al versoenbaar met vorige weergawes. Die nuwe dekodeerder is nogtans meer gevoelig met effens meer as 1db. Dit is gebaseer op sagteware wat van CodeVector Technologies,LLC gelisensieer is en onder VSA Patent 6 631 007 beskerm word. Soos gewoonlik is WJST egter vrylik beskikbaar vir amateurradiogebruik.

Veranderings aan die JT65-modusse is "onder die kap" en behalwe vir verbeterde werking sal jy hulle meesal nie raaksien nie. Die nuwe dekodeerder kan ietwat stadiger wees as die een in weergawe 1.3.1, afhangende van besonderhede van die ontvangde data.

Soos JT65, verskaf FSK441 nou drie nuwe submodusse. FSK441A is identies aan die klasieke FSK441. Twee nuwe modusse, FSK4411B en FSK441C, gebruik dieselfde 4-toon frekwensieskuifsleuteling teen 441 baud. Tog gebruik hulle (FEC) op 'n karakter-vir-karakter basis om boodskapleesbaarheid te verbeter. Hulle verskaf ook snelskrifboodskappe wat kragtiger is as die enkeltoonboodskappe van die tradisionele FSK441. Kruismoduskommunikasie sal egter nie werk nie: 'n uitsending in FSK441B MOET in FSK441B ontvang word ens.

Met multitoonboodskappe is die sensitiwiteite van die drie submodusse so te sê eners maar hulle het verskillende kenmerke. Modus A is 25 persent vinniger as modus B, maar modus B is meer akkuraat en sal baie minder "gebrabbel" op die skerm veroorsaak. Modus C het omtrent helfte die spoed van modus A maar het 'n veel sterker FEC-kode. Parameters van B- en C-modusse is geselekteer met die verwagting dat FSK441B die modus van keuse mag word vir meteorverstrooingswerk op 144 MHz, terwyl FSK441C moontlik die beste sal vertoon op 50 MHz waar die "pings" langer is. Hierdie veronderstellings moet natuurlik nog getoets word.

Gebruikers met ondervinding van WJST behoort geen probleme te ondervind om die nuwe modusse aan die werk te kry nie. Selekteer net die verlangde modus vanaf die Moduskeuselys (of gebruik die geskikte snelsleutel), en daar gaan jy.

Die sagteware vir WJST kan afgelaai word van K1JT se webblad (http://pulsar.princeton.edu/~joc/K1JT/) of vanaf PEARS se webblad te http://www.qsl.net/zs2pe onder die BHF-afdeling. Gebruikslêers en opstellingsdokumentasie kan ook op die PEARS-webblad gevind word. 'n Suid-Afrikaanse aktiwiteitsperiode word vir die naweek van 13-14 Maart beplan om die nuwe modusse uit te probeer.

SPESIALE STASIE TYDENS WETENSKAP EXPO BY TSHWANE UNIVERSITEIT VAN TEGNOLOGIE

Die Tshwane Universiteit van Tegnologie bied van 15 tot 19 Maart 'n Wetenskap Expo op hul terrein in Pretoria-Wes aan. Magalies Radioamateurklub sal daagliks van 09:00 tot 17:00 'n amateurstasie onder die roepsein ZS6MRK by die Expo bedryf om amateurradio aan die studente en publiek bekend te stel. Die stasie sal ook opvoedkundig van aard wees sodat jongmense ook kan deelneem. Die volgende modusse sal in werking wees: 1. ESB-spraak in die 40 en 80 m HF-bande; 2. Spraak op BHF op 145,750 MHz en UHF op 438,750 of 438,575 MHz. 3. Pakketradio op 144,675 MHz; 4. Weerprente op 144,700 MHz; 5. Stadige aftas TV op 145,750 MHz.

Die stasie sal ook 'n opvoedkundige geleentheid bied sodat kinders aktief kan deelneem. ZS6MRK sal dit waardeer as almal wat hulle hoor met hulle kontak sal maak.

ONTDEK AMATEURRADIO

Die Muddlers Net en die Southern African Antique Wireless Association (SAAWA), in samewerking met die SARL, nooi alle amateurs en belangstellende persone uit na 'n dag van statiese uitstallings, op-die-lug demonstrasies en praatjies oor amateurradio en verwante toerusting en onderwerpe op Saterdag 20 Maart by die Nasionale Amateurradiosentrum (NARS), te Radiokop, Johannesburg.

Lede van SAAWA sal van die ouer radiotoerusting ten toon stel.

'n Aantal hoogs gekwalifiseerde amateurs met baie ondervinding sal hul jongste idees en ontwerpe tydens hierdie gebeurtenis bekend stel.

Onderwerpe sal verskeie geskiedkundige ontwikkelings in radio-ontwerp, huidige ontwerpe en konstruksie van radios en antennas insluit.

'n Besonder interessante aanbieding sal gaan oor die teorie en die stroombaan vir 'n geruisdemper. Meeste amateurs ly onder elektroniese geraas in die hok, veroorsaak deur skakelmoduskragbronne. Die geruisdemper is in staat om hierdie ongewenste seine met ontvangs uit te kanselleer.

Aanbiedings sal om 09:00 'n aanvang neem. Koeldrank en ligte verversings sal beskikbaar wees.

Besonderhede en tye van toekomstige aanbiedings sal deur middel van SARL-nuusbulletins bekend gemaak word.

Indien u enige navrae het, kontak Alan, ZS6BIK, by 011 678 2887 of dmv. e-pos aan zs1fg@telkomsa.net.

SARL-KOMPETISIES

Die eerste been van die SARL BHF/UHF-kompetisie vind oor die naweek van 20 en 21 Maart plaas en begin om 12:00 SAT op die Saterdag en eindig 24 uur later. Dit is oop vir foon- en gelykgolfwerking op 6, 4 en 2 meter en 70 en 23 cm.

Op Donderdag 1 April sal die eerste been van die 80 meter QSO-geselligheid op die lug wees, dit begin om 19:00. Dit is slegs 'n foonkompetisie.

Op Sondag 11 April sal die SARL HAMNET 40 meter gesimuleerde noodkompetisie vanaf 14:00 to 16:00 op die lug wees.

Die reëls vir al die kompetisies is beskikbaar op die SARL se webwerf nl. www.sarl.org.za. Daar is ook kompetisiesagteware vir die BHF/UHF-kompetisie op die webwerf beskikbaar.

LOGSTATE VIR PEARS NASIONALE BHF/UHF WEDSTRYD

Van die logs vir die bogenoemde wedstryd word nog deur die wedstrydkomitee by die Port Elizabeth Amateurradiovereniging ingewag.

Die adres van die PEARS webwerf, aan wie etlike deelnemers hul logs probeer oorsend het, kan nie die boodskappe ontvang nie. Alle deelnemers wat nog hul logs wil indien moet hulle asseblief aan glaaks@iafrica.com stuur, en hulle sal aan die regte persone afgelewer word.

Die sluitingsdatum is intussen uitgestel, en PEARS hoop dat hulle nog etlike nuwe logs sal ontvang.

NUWE KLUBKOMITEE

Op die AJV van die Overberg Amateur Radioklub ZS1OAR gehou te Hermanus op 6 Maart 2004 is die vlg lede tot die bestuur verkies: ZS1WC, Johan Classen, Voorsitter; ZS1HK, Doepie du Plessis, Ondervoorsitter; ZS1AIJ, Arthur Jordaan, Sekretaris; ZS1SR, Kosie Smit, Tesourier; ZR1ADR, John Samuels, Add Lid; ZS1UH, Pieter Jacobs, Tegniese Konsultant; ZS1TGH, Tim Hewitt, BBS Bestuurder; ZR1AM„ Andre Meintjes Redakteur Radio Overberg.

Baie dankie aan die lede van die vorige komitee vir die werk wat hulle gedoen het, en sterkte aan die nuwe komitee vir wat voorlê. Mag dit 'n voorsdpoedige dienstermyn wees en dit word vertrou dat alle klublede al die goeie dinge wat ten behoewe van amateurradio onderneem word, sal ondersteun.

SONAKTIWITEIT

Tad Cook, K7RA, van Seattle, Washington het gerapporteer dat voortplantingstoestande goed behoort te wees vir die ARRL Internasionale ESB DX-kompetisie. Geomagnetiese toestande word verwag om stil te wees met 'n voorspelde planetêre indeks van 10 vir Vrydag 5 Maart en net 8 vir die volggende drie dae. Dit word verwag dat die sonvloed sal styg tot 105 op Vrydag en 110 vir die volgenbde drie dae. Dit word tans verwag dat die sonvloed tot 17 Maart bokant 100 sal bly.

Gemiddelde daaglikse sonvleksyfers was gedurende die afgelope week bykans 15 punte op tot 76,9 teenoor die vorige en die gemiddelde daaglikse sonvloed het met meer as vyf punte gestyg. Geomagnetiese indekse was ongeveer dubbel die van verlede week. 'n Sonwindstroom het dit veroorsaak, maar geen geomagnetiese storm het ontstaan nie. Rondom 10 - 11 Maart behoort die aarde 'n ander sonwind binne te gaan en dit kan 'n geomagnetiese storm veroorsaak wat moontlik tot 12 Maart kan voortduur.

Hierdie nuusberig is uit die ARRL nuusbrief verkort.

AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

15 tot 19 Maart - Spesiale stasie ZS6MRK; 20 tot 21 Maart - Die BHF/UHF kompetisie; 20 Maart - Ontdek amateurradio by die NARS; Donderdag 1 April die eerste 80-meter QSO-Party om 19:00 SAT; Sondag 11 April die SARL HAMNET 40-meter gesimuleerde noodkompetisie van 14:00 tot 16:00 SAT.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die

Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN,, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX